VERORDENING INSAKE KINDERBEWAARPLEKKE, 2012
**Verordening No. 11, 2012**

# VERORDENING

**Om voorsiening te maak vir die beheer insake kinderbewaarplekke in die //Khara Hais munisipaliteit; en vir aangeleenthede wat daarmee in verband staan.**

---

**DAAR WORD BEPAAL** deur die //Khara Hais munisipaliteit, soos volg:-

**Woordomskrywings**

1. In hierdie verordening, tensy uit die sinsverband anders blyk, beteken -

**"Bestuurder"** Omgewingsgesondheidsdienste" die Bestuurder: Omgewingsgesondheidsdienste van die Raad of enige beampte wat daartoe gemagtig is om namens die Bestuurder: Omgewingsgesondheidsdienste op te tree;

**"kind"** 'n kind wat ingevolge hierdie verordening in 'n kinderbewaarplek opgeneem is;

**"kinderbewaarplek"** enige gebou of perseel wat in stand gehou of aangewend word vir die bewaring en versorging van kinders van voorskoolgaande ouderdom gedurende die hele dag of 'n gedeelte van die dag, op alle of net sommige dae van die week, en wat kragtens die Kinderwet, 1960, as 'n versorgingsoord geregistreer is;

**"Raad"** die munisipale Raad van //Khara Hais en omvat dit enige komitee of werknemer van die Raad wat bevoegdhede uitoefen of pligte en funksies vervul wat deur die Raad aan sodanige werknemer gedelegeer is, en

**"versorgingsoord"** enige gebou of perseel wat met of sonder winsbejag in stand gehou of aangewend word vir die opname, beskerming en tydelike of gedeeltelike versorging van kinders weg van hul ouers af, maar omvat dit nie 'n kosskool, 'n koshuis of 'n instelling wat hoofsaaklik vir die onderrig of opleiding van kinders in stand gehou of aangewend word en wat deur 'n Departement Maatskaplike Dienste en Bevolkingsontwikkeling beheer word of deur sodanige departement geregistreer of goedgekeur is, nie.

2. **Bestek van verordening**

2.1 Hierdie verordening is van toepassing op kinderbewaarplekke.

Spesifieke vereistes ten opsigte van geboue vir kinders van drie jaar en ouer, maar van voorskoolgaande ouderdom, vir heeldagsorg.

3. **Die volgende minimum huisvesting en fasiliteite moet verskaf word ten opsigte van kinderbewaarplekke wat kinders van drie jaar en ouer, maar van voorskoolgaande ouderdom, vir heeldagsorg toelaat:**

(a) 'n Kantoor.

(b) 'n Personeelkamer; met dien verstande dat, onderworpe aan die goedkeuring van die Bestuurder Omgewingsgesondheidsdienste, een kamer as kantoor en personeelkamer gesamentlik gebruik kan word.

(c) 'n Afsonderingskamer toegerus met 'n noodhulpkas en toerusting en 'n bed of voubed.

(d) 'n Speelkamer vir speel-aktiwiteite, vir die opdien van maaltye en vir slaapdoeleindes, met 'n minimum vryspeelruimte van 3 $m^2$ per kind.

(e) 'n Kombuis of voedselhanterings-/-voorbereidingsfasiliteit moet aan die bepalings van die Regulasies insake die Beheer van Algemene Higiënevereistes vir Voedselpersele en die Vervoer van Voedsel, gepubliseer kragtens Goewermentskennisgewing Nr. R918 van 30 Julie1999, voldoen.

(f) Sanitêre en reinigingsfasiliteite vir die personeel wat aan die volgende vereistes voldoen:

(i) Sanitêre en reinigingsfasiliteite vir die personeel moet heeltemal apart wees van sodanige fasiliteite vir die kinders en mag nie regstreeks in verbinding staan met enige vertrek wat in verband met die kinders gebruik word nie.

(ii) Daar moet een toilet en een handewasbak vir elke vyftien persone of gedeelte van vyftien persone verskaf word.

(iii) 'n Konstante toevoer water moet vir elke handewasbak verskaf word.

(g) Buitenshuise speelruimte van minstens 5.5 $m^2$ per kind moet voorsien word. Hierdie ruimte moet voorsiening maak vir grasperke en skaduwee, en vir harde oppervlaktes vir wielspeelgoed. Dit moet vry wees van uitgrawings en gevaarlike trappe of vlakke.

4. **Spesifieke vereistes ten opsigte van geboue vir kinders onder drie jaar**

Die volgende minimum huisvesting en aanverwante dienste moet vir die huisvesting van kinders onder drie jaar verskaf word:

(a) 'n Personeelkamer ooreenkomstig artikel 3(b).

(b) 'n Afsonderingskamer toegerus met 'n noodhulpkas en toerusting en 'n kinderbed of voubed.

(c) 'n Kinderkamer wat 3.5 $m^2$ binnenshuise oppervlak per kind verskaf. 'n Handewasbak moet in elke kinderkamer verskaf word.

(d) 'n Melkkombuis wat bestaan uit -

(i) 'n ontvangsafdeling vir die sterilisering van bottels, toegerus met 'n wasbak van vlekvryestaal, steriliseringseenheid en handewasbak, en

(ii) 'n voorbereidingsarea, apart van die ontvangsafdeling, met 'n verkoeiingseenheid, stoof en handewasbak.

(e) 'n Kombuis ooreenkomstig artikel 3(e).

(f) Bêreplek vir beddegoed en linne.

(g) Bêreplek vir kinderwaentjies.

(h) Bêreplek vir die persoonlike besittings van kinders.

(i) Sanitêre en reinigingsfasiliteite vir kinders, wat aan die volgende vereistes voldoen:

(i) 'n Spoelkamer toegerus met 'n spoelwasbak, met 'n ingeboude spatskerm.

(ii) 'n Badeenheid met twee bababadeenhede vir elke twintig kinders. Die vloei van water moet aan badeenhede gelewer word deur syinlate of beweegbare oorhoofse toebehore, en die temperatuur van die water moet gereguleer word.

(iii) Vir kinders wat nie luiers gebruik nie, moet toiletuitrusting verskaf word.

(iv) Luiers moet deur middel van -

(a) 'n erkende luierdiens, in welke geval daar voorsiening gemaak moet word vir aparte bêrefasiliteite vir skoon en vuil doeke.

(v) 'n Genoegsame aantal waterdigte houers met deksels vir die tydelike opberging van vuil papier, sneesdoekies, papierhanddoekies en ander artikels wat weggedoen moet word.

(j) Bêreplek vir binnenshuise en buitenshuise speelmateriaal en toerusting.

(k) Die minimum buitenshuise speelruimte van 3 m² per kind moet vir die gebruik van kinderwaentjies en speelhokke en buitenshuise aktiwiteite vir die kleutergroep voorsien word. Hierdie ruimte moet grasperke insluit en moet skaduwee bied. Dit moet vry wees van uitgrawings en gevaarlike trappe of vlakke.

(l) Daar moet een personeellid wees vir elke agt kinders onder die ouderdom van twee jaar.

5. **Algemene vereistes betreffende geboue**

5.1 Alle geboue vir kinderbewaarplekke moet aan die volgende vereistes voldoen:

(a) Die geboue moet van dié materiaal en op dié wyse gebou wees wat dit aan die Nasionale Bouregulasies en enige ander toepaslike verordening van die Raad laat voldoen.

(b) Vensters in speelkamers, kantore en afsonderingskamers moet hoogstens 750 mm bo grondhoogte wees en moet spesiaal gebou wees sodat dit nie oopgaan op 'n hoogte wat vir kinders gevaarlik is nie.

(c) Alle kamers moet geplafonneer wees.

6. **Uitrusting**

6.1 Uitrusting vir kinders in kinderbewaarplekke moet aan die volgende vereistes voldoen:

(a) Stoele moet so lig wees dat dit deur die kinders opgetel kan word, en moet so laag wees dat 'n kind wat daarop sit, albei voete op die vloer kan laat rus.

(b) Alle beddens, kinderbeddens, voubeddens, matte of ander meubels vir rus- of slaapdoeleindes moet geskik wees vir gebruik deur kinders. Elke sodanige meubelstuk moet net deur een kind gebruik word wie se naam of simbool duidelik daarop aangebring moet word.

(c) Binnenshuise en buitenshuise speeluitrusting moet verskaf word en sodanige uitrusting moet van so 'n aard wees dat 'n kind hom/haar nie moontlik daardeur kan beseer of 'n besering aan iemand anders kan veroorsaak nie.

7. **Persoonlike toiletbenodighede**

7.1 Voorsiening vir die afsonderlike opberging van die persoonlike toiletbenodighede van elke kind in die kinderbewaarplek moet in die wasblok of in 'n aangrensende vertrek gemaak word deur middel van hake, sluitkaste of iets anders wat deur die Bestuurder: Omgewingsgesondheidsdienste goedgekeur is.

7.2 Persoonlike toiletbenodighede moet beskikbaar wees.

7.3 Voorsiening moet gemaak word vir die kook, was of ontsmetting van kinders se toiletbenodighede.

8. **Veiligheidsmaatreëls**

8.1 Die volgende maatreëls moet deur die houer van 'n kinderbewaarplek getref word ter beveiliging van die kinders daarin:

(a) Toereikende maatreëls moet getref word vir die beveiliging van die kinders teen brand, warmwaterinstallasies, elektriese toebehore en toestelie, verwarmingstoestelle en enige ander artikel of ding wat enige kind in gevaar kan stel of sodanige kind kan beseer.

(b) Enige plankies of relings wat in omslote ruimtes, speelhokke, beddens, kinderbeddens of vir enige ander doel hoegenaamd gebruik word, moet minstens 750 mm uitmekaar wees en moet stewig bevestig en sonder splinters of ander ruwe of gevaarlike oppervlakke wees.

(c) Die perseel moet geheel en al omsluit wees deur middel van 'n geskikte heining, muur of iets anders wat só gebou is dat dit die kinders heeltemal verhoed om die grense van die perseel op eie houtjie te verlaat en dat dit die toegang van huisdiere voorkom. Alle hekke of deur in sodanige grense moet dig wees en behoorlik gesluit of andersins toegemaak kan word om te verhoed dat die kinders dit oopmaak.

(d) 'n Noodhulpkis met die nodige materiaal en uitrusting ten genoeë van die Hoof: Omgewingsgesondheidsdienste moet verskaf word en moet te alle tye byderhand en buite bereik van die kinders geplaas word.

(e) Alle medisyne en bytende en ander skadelike stowwe moet op 'n veilige wyse gebêre word en nie vir kinders toeganklik wees nie.

(f) Geen skadelike of giftige plant of struik word op die perseel toegelaat nie.

(g) Niemand wat aan 'n besmetlike of oordraagbare siekte ly, en niemand wat in aanraking was met iemand wat aan sodanige siekte ly en wat nie sy persoon en klere doeltreffend gereinig het om te voorkom dat sodanige persoon sodanige siekte versprei, en niemand wie se liggaam nie in 'n sindelike en gesonde toestand is, word op die perseel toegelaat nie.

9. **Pligte van houer van kinderbewaarplek**

9.1 Elke houer van 'n kinderbewaarplek moet -

(a) elke deel van die kinderbewaarplek, met inbegrip van buitenshuise gebiede en alles wat daarby hoort, te alle tye in 'n goeie en sindelike toestand onderhou sonder vullis, vuilgoed of ander skadelike stowwe of dinge;

(b) alle mesware, breekgoed, gereedskap, vate, blikke, houers, toestelle en uitrusting wat vir die bewaring, bereiding en opdiening van eetware gebruik word, in 'n skoon en sanitêre toestand sonder enige gebreke onderhou;

(c) doeltreffende middele vir die voorkoming en verspreiding van vlieë, kakkerlakke, knaagdiere en ander ongediertes in sodanige kinderbewaarplek verskaf en onderhou;

(d) te alle tye doeltreffende middele verskaf en onderhou vir die beskerming van alle eetware teen besoedeling deur stof, vullis, vlieë of enige ander oorsaak;

(e) te alle tye 'n toereikende voorraad seep, skoon handdoeke en naelborsels by handewasbakke verskaf;

(f) verseker dat alle persone wat in die kinderbewaarplekke werksaam is, te alle tye sindelik is wat hul persoon en klere betref;

(g) skoon en heel oorpakke of jasse van wasbare materiaal verskaf vir gebruik van persone wat werksaam is in verband met die hantering, bereiding en opdiening van voedsel, en toesien dat sodanige oorpakke of jasse by alle sodanige geleenthede gedra word;

(h) voldoende bêreruimte verskaf vir speelgoed, boeke en ander binnenshuise en buitenshuise speelgoedmateriaal en verseker dat sodanige bêreruimte maklik deur die kinders vanaf vloerhoogte bereik kan word;

(i) toesien dat die kinders te alle tye onder regstreekse toesig van minstens een volwassene is;

(j) toesien dat elke kind sy eie persoonlike toiletbenodighede gebruik;

(k) aantekeninge van spyskaarte van alle maaltye moet hou wat te alle tye ter insae beskikbaar moet wees;

(l) nie toelaat dat 'n persoon wat aan 'n aansteeklike siekte ly of 'n etterende abses of seer aan sodanige persoon se liggaam het wat oorgedra kan word, enige breekware, messegoed, implemente, gereedskap of enige ding wat by die hantering van voedsel gebruik word, aanraak nie of toelaat dat sodanige persoon in enige area of kombuis of toestel waar voedsel hanteer word, teenwoordig is nie.

**10. Registers**

10.1 Die houer moet 'n toelatings- en ontslagregister van al die kinders wat in die kinderbewaarplek opgeneem en ontslaan word, hou.

10.2 Die houer moet 'n bywoningsregister waarin die teenwoordigheid van kinders in 'n kinderbewaarplek daagliks aangeteken word.

**11. Geneeskundige verslag**

11.1 'n Geneeskundige verslag wat die volgende gegewens bevat, moet ten opsigte van elke kind verkry en deur die houer bewaar word:

(a) Inligting oor die kind se algemene gesondheidstoestand.

(b) Kindersiektes en ander oordraagbare siektes waaraan die kind gely het en die datums waarop sodanige kind die siektes gehad het.

(c) Besonderhede oor immunisering teen pokke, polio miëlitis, klem-in-die-kaak, masels, kinkhoes, witseerkeel en tuberkulose.

(d) Moontlike allergieë en siektetoestande soos epilepsie.

**12. Dagboek**

12.1 'n Dagboek moet deur die houer gehou word waarin belangrike en uitsonderlike gebeure soos ongelukke wat hospitalisasie vereis, ten opsigte van elke kind aangeteken word.

12.2 Nieteenstaande die voorafgaande bepalings van hierdie verordening behou die Raad die reg voor om in sekere uitsonderlike gevalle afstand te doen van sodanige bepalings.

13. **Toepassing**

13.1 Hierdie verordening is van toepassing op 'n kinderbewaarplek waar meer as tien kinders versorg word. Waar tien of minder kinders versorg word, is die volgende van toepassing:

Die gebou, toiletgeriewe, speelgeriewe binne en buite, veiligheidsmaatreëls, noodhulpfasiliteite, rekordstelsel, breekware, messegoed, kook-, was- en verkoelingsgeriewe, en ander fasiliteite, is onderworpe aan goedkeuring deur die Raad.

14. **Strafbepaling**

Iedereen wat die bepalings van hierdie Verordening oortree is skuldig aan 'n misdryf en by skuldigbevinding strafbaar met 'n boete of gevangenisstraf vir 'n tydperk van hoogstens ses maande, of beide sodanige boete en sodanige gevangenisstraf.

15. **Kort titel**

Hierdie verordening heet die verordening rakende beheer oor kinderbewaarplekke, 2012